# INHOUD



**Inleiding tot die Kaapse Party**

Die Kaapse Party is gestig in 2007.

In 2008 was die Kaapse Party amptelik by die Onafhanklike Verkiesingskommissie (OVK) geregistreer as 'n politieke party in die Republiek van Suid Afrika.

Ons rig ons eerste hoop op die feit dat die ANC-gekontroleerde Suid-Afrikaanse regering in onmiddellike besprekings met ons sal tree om 'n einde te bring aan die reeds lank-uitstaande politieke, sosiale en ekonomiese onderdrukking wat hulle tot op hede sonder uitdaging aan die Kaap en sy mense uitoefen.

Om vir groter provinsiale kontrole oor ons eie ekonomie, sosiale en politieke sake toe te laat, sal ons ten minste daarin slaag om ons mense te bevry van deel van die daaglikse vervolging wat ons moet verduur.

Indien die moontlikheid nie bestaan om regverdig te onderhandel nie, sal die Kaapse Party geen ander opsie hê as om alle wetlike en vreedsame aksies te gebruik sodat die Kaap groter selfbeskikking van die Republiek van Suid-Afrika te bewerkstellig of om totale onafhanklikheid teweeg te bring... *Die Kaapland Republiek.*

Wanneer die Kaapse Party die meerderheid stemme in 'n verkiesing ontvang in die raamwerk van die Kaapse gebied, sal dit die amptelike mandaat van die kiesers wees om 'n referendum uit te roep om die Kaap as onafhanklike land te verklaar.

As onafhanklike staat, met gevestigde politieke en ekonomiese beleid, sien ons 'n sisteem van direkte demokrasie wat die hergeboorte van 'n nasie daarstel op geleike respek, vrede en vooruitgang…

... Die Kaap van Goeie Hoop.



**Boodskap van die Presidensiële Raad**

**Jack Miller**
Leier van die Kaapse Party
(NEC, Presidensiële Raad, Stigter)

Aan die mense van die Kaap,

Ons land is alreeds té lank in die greep van 'n politieke sisteem wat menslike vryheid ignoreer, wat aardrykdomme steel vir die gewin van die minderheid, en vervolging van verskeie groepe van die bevolking wat nie tot die destydse regerende regering behoort het nie.

Sedert die Britse Koninkryk se vorming van die "Union of South Africa" in 1910, tot die Apartheid Regering, tot die ANC-Regime van vandag het elkeen gesentraliseerde state as hefbome van mag vir hulle eie gewin gebruik deur die onderdrukking van ander.

Dit is tyd dat ons onsself inlig. Om te verstaan dat die sisteem gebou was op saamgeflansde stukture, ongeag watter magshoofde of etniese groepe daardie plekke gevul het, is hulle in sigself gedoem om te faal. Kom ons bedank die geskiedenis vir daardie wyse lesse en roep hulle varwel toe.

Ek hoor eindelose besware oral waar ek gaan in verband met die toestand van die land en die toekoms vir ons. As u werklik ernstig was, sou u wil voortgaan op dieselfde pad wat u tot hiertoe gebring het?

"The definition of insanity is doing the same thing over and over again and expecting a different result." - Albert Einstein.

Suid-Afrikaanse politiek is in 'n doodloop situasie van rasistiese ekstremiste, kommunistiese aristokrasie en ruggraatlose grys pakke. Die vooruitsig van die land is duidelik en die afdraande word al hoe steiler na benede.

Die oplossings is eenvoudig. Met ons saamgevoegde gewilligheid is dit 'n eenvoudige keuse.
Kom ons staan saam teen hierdie mislukte sisteem.
Kom ons stem vir die Kaapse Party.
Kom ons maak die Kaap vry.

Aan 'n toekoms van vrede en vooruitgang...

**Visie vir**
**Die Kaapland Republiek**

Die Kaapland Republiek is ongeveer dieselfde grootte as Frankryk, het 'n GDP van oor R400 Biljoen, en in feitlik alle opsigte verrig dit meer as enige provinsie in Suid-Afrika. Dit is die moeite werd om te meld dat, van die R185 Biljoen wat die Wes-Kaap aan die nasionale skatkis stuur, 'n skamelike R45 Biljoen teruggeploeg word. R140 Biljoen bly dus in die nasionale ruim van die regering, wat deur die ANC gekontrolleer word. Ons word finansieël droog gebloei. Feit is dat 'n onanfhanklike Kaap by verre meer ekonomies sal wees as die Republiek van Suid-Afrika.

Die Kaapse Party glo vas dat politiek nie links of regs is nie, maar eerder reg of verkeerd. Daarom gebruik ons die wêreld as ons labratorium om uit te vind watter modelle suksesvol is en watter faal. Ons wil die ekonomiese vryheid van Singapoer naboots asook die fondamentele demokrasie van Switzerland. Ons beleid om immigrasie deur middel van uitnodiging te bedryf, word reeds deur alle groot lande toegepas en ons beoog om dit ook in die onafhanklike Kaapse Republiek te doen.

Die Kaapse Party glo aan Verteenwoordigende Demokrasie (bv. die sisteem dat politieke party hulle verteenwoordigers na die parlement stuur) gefaal het. Dit is 'n uitgediende en oneffektiewe vorm om 'n land te regeer en verleen homself tot geheimhouding en korrupsie. Die publieke belang word deur politieke partye uitverkoop in die guns van persoonlike gewin vir die voordeel van spesiale belange groepe.

Ons verkies dus Direkte Demokrasie en 'n sisteem van referendum, inisiatief, herroeping en kansellering gebasseer op die Switzerse regerings-model. Politieke mag is gedesentraliseerd en keer terug na die wortel daarvan: *die kieser, die belasting-betaler, die landsburger*.

Die twintigste eeu het ons geleer dat 'n kleiner wêreld beter is. Kleiner state word beter geregeer, beter bestuur, beter samewerkend en meer verantwoordelik gehou as groter super-state wat onteenseglik faal weens hulle grootte.

Ons uitdaging is nou om die boodskap met ons mede landsburgers te deel sodat die land waarna ons almal streef 'n moontlikheid kan wees.

**Ekonomie**

Die Kaap word tans ekonomies verkrag.

Ontmoet DORA.

Die "Division of Revenue Act" wet is die rekenskap van alle inkomste wat in Suid-Afrika ontvang word deur direkte en indirekte belasting. Dit word onderverdeel in Nasionale, Provinsiale en Plaaslike afdelings van regering.

In gedesentraliseerde lande/federasies is die verspreiding van mens se plaaslike inkomste hoër as jou nasionale verspreiding.  Daarom sal plaaslike gemeenskappe meer geld hê en meer kontrole kan uitoefen hoe dit bestee word.

In gesentraliseerde vorms van regering is die nasionale verspreiding hoër as plaaslike verspreiding. Daarom het plaaslike gemeenskappe minder geld en minder kontrole oor hoe dit bestee word.

Hier is Suid-Afrika se verdeling van inkomste deur die drie vorms van regering:

Totale inkomste ontvang:  R1.3 Triljoen

Nasionale Verspreiding:  R855 Biljoen (65%)
Provinsiale Verspreiding: R410 Biljoen (30%)
Plaaslike Verspreiding: R52 Biljoen (5%)

Dit is 'n buitensporige gesentraliseerde sisteem, en dit werk nie.
So, hoeveel verloor ons?

Die Wes-Kaap betaal :  R185 Biljoen
Die Wes-Kaap ontvang: R45 Biljoen

Ons ontvang 'n skamelike 24% van wat ons inbetaal!

Die ander 76% word deur die Nasionale sisteem van regering gekontrolleer, met ander woorde, die ANC!

Ons "oorleef" op R45 Biljoen!

As ons onafhanklik was, sou ons 'n bykomstie R140 Biljoen tot ons direkte beskikking hê!

In 'n onafhanklike Kaap sal ons belastings in die helfte gesny wees...
...en steeds dieselfde dienste!

## Wet

Die reg tot selfbeskikking is 'n globale en onvervreembare mensereg. Regerings word deur die toestemming van diegene daargestel wat vir hulle stem. As mense kies om die staat te kies waaronder hulle lewe, dan is dit hulle besluit en alleen hulle besluit om te verander volgens hulle wens.

Selfbeskiiking dek 'n hele reeks verskillende grade van outonomie, en as sulks kan dit 'n hele paar verskillende betekenisse en woorde insluit. Voorbeelde hiervan is: vryheid, toegee, onafhanklikheid, de-kolonisasie, soewereiniteit, self-eienaarskap, self-regering, outonomie, semi-outonomie, federasie, konfederasie, kanton, mikro-staat...ens.

Dwars oor die wêreld word wettige daarstellings herken en gewaarborg as die reg tot self-beskikking.

## Definisie

***Self-beskikking***

*Selfstandige naamwoord | self-be-skikking|*

(Encyclopaedia Britannica)

1. Die proses waarby 'n groep mense wat gewoonlik 'n sekere graad van nasionale bewustheid, hul eie staat vorm en hul eie regering kies.

(Merriam-Webster - Woordeboek)

1: Vrye keuse van mens se eie wette en state sonder dwang van buite
2: Beskikking van 'n gebied van mense se eie toekomstige status.

(Ensiklopedie Princetoniensis, Princeton Universiteit)

1: Op grondvlak kan die hoof konsep van self-beskikking gedefinieer word as die reg vir 'n gemeenskap om te kies wat hulle politieke toekoms behels. Dit kan keuses insluit wat die be-oefening van soewereiniteit en onafhanklike verhoudings van buit insluit. (self-beskikking van buite) of dit kan verwys na die keuse van regeringsvorms wees (van binne).

**Mees belangrik, dit is die "self" wat die reg het om "te kies" watter toekoms en bestemming mens wil hê.**
**So, komaan! Laat ons besluit watter tipe toekoms ons wil hê!**

**<u>Konstitusie van die Republiek van Suid-Afrika</u>**

Hoofstuk 14, Seksie 235.

Herken en Waarborg

“...die reg tot self-beskikking van enige gemeenskap wat dieselfde kulturele- en taal-geskiedenis deel binne 'n landsgebied in die Republiek...”

- Die Kaap besit al die nodige kriteria om vir self-beskikking te kwalifiseer.

  1) Die Kaap is 'n territoriale entiteit.

  2) Afrikaans is histories die meerderheid/algemene taal van die Kaap.

  3) In 1652 het 'n kombinasie van Khoisan en Hollands 'n kultuur gevorm wat tot op hede nog dieselfde meerderheid vorm in die Kaap.

**<u>Handves van die Verenigde Volke 1945</u>**

Hoofstuk 1 : Doelstellings en Prinsiepe
Artikel 1

**Die Doelstellings van die Verenigde Volke is:**

…
2. Om vriendelike betrekkings tussen nasies te bewerkstellig wat op die prinsiep van gelyke regte en self-beskikking van mense daargestel word, en om toereikende maatstawwe daar te stel om universele vrede te versterk;
…

**Verenigde Volke**
**Self-Beskikking: Prinsiep en Die Wet**
Verklaring van die Toelating van Onafhanklikheid aan Koloniale Lande en Volke

Aanvaar deur die V V Algemene Vergadering
Resolusie 1514 (XV), 14 Desember 1960

**Verklaring**

…

**2. Alle mense het die reg tot self-beskikking; daardeur het hulle die vryheid om te besluit wat hulle politieke status is en kan hulle hul eie ekonmiese, sosiale en kulturele ontwikkeling nastreef.**

…

**5. Onmiddellike stappe sal nie geneem word nie, in Trust en Nie-Self-Regerende Gebiede of alle ander gebiede wat nog nie hul eie onafhanklikheid verkry het, om die oordrag van regering aan die mense van daardie gebiede, sonder enige voorbehoud van besluite, in ooreenstemming met die daarstelling van hulle vryheid en wense, sonder enige erkenning van ras, creed of kleur, sodat hulle hul totale onafhanklikheid en vryheid kan geniet.**

**Internasionale Gelofte op Siviele en Politieke Regte**
G.A. Res 2200A (XXI), 21 U.N. GAOR Supp (Nr. 16) van 52, U.N. Doc A/6316 (1966), 999 U.N.T.S. 171, van krag Maart 23, 1976.

**DEEL 1**
***Artikel 1***

1. Alle mense het die reg tot self-beskikking. Daarom het hulle die vryheid om hul eie politieke status daar te stel en die vryheid om hul ekonomiese, sosiale en kulturele vooruitgang na te streef.

2. Alle mense mag, vir hul eie doel, van hul natuurlike rykdom en aardskatte vrylik ontslae raak sonder voorkeur aan enige gedwongenheid wat uit internasionale ekonomiese medewerking spruit, gebasseer op die prinsiep van ewewigtige belang en internasionale wet. In geen geval mag mense van hul eie opbrengs van oorlewing ontsê word.

3. Staatspartye van die huidige Gelofte, insluitend die wat verantwoordelik is vir die administrasie van Nie-Self-Regerende en Trust-Gebiede, sal die daarstelling van die reg tot self-beskikking respekteer asook die reg, in gelykstelling met die voorsiening van die Handves van die Verenigde Volke.

**Afrika Unie (African Union – AU)**

Afrika Unie Handves op Mense Regte

Self Beskikking

Artikel 20

1. Alle mense sal die reg hê om te bestaan. Mense sal die onteenseglike en on-vervreemde reg besit tot self-beskikking. Hulle sal hul politieke status vrylik kan beoefen asook hul eie ekonomiese en sosiale ontwikkeling daarstel in lyn met die regering wat hulle vrylik verkies het.

2. Gekoloniseerde of verdrukte mense sal die reg hê om hulself te bevry van die bande van onderdrukking met herkenbare metodes aanvaarbaar deur die internasionale gemeenskap.

3. Alle mense sal die reg hê tot hulp van die Staatspartye om die huidige Handves in hul bevrydingswroeging teen vreemde onderdrukking, hetsy dit polities, ekonomies of kultureel is.

……………………………….

'n Groot aantal handvesse wat die reg tot selfbeskikking ondersteun, kan in verskeie oorde gevind word. Vir die doel van hierdie Manifesto is die reikwydte van voorbeelde buitensporig in die opsig dat hulle vele liggame van wettige raamwerke dek aan wie die Republiek van Suid-Afrika se Konstitusie, maar ook die Afrika Unie en Internasional Wet.

……………………………….

**Ons Kontrak met die Kaap**

Voorwoord

Die Kaapse Party glo dat regering 'n diens is wat gelewer word aan die publiek wat dan ook daarvoor betaal.  Om as 'n publieke verteenwoordiger te dien is die hoogste eer wat 'n gemeenskap aan 'n indiwidu kan bewys, of dit as regering is of as opposisie. Daarom betrek ons onsself om ons pligte as verkose verteenwoordigers na te kom op 'n manier wat altyd eerlik en opreg is aan die roeping wat verseker dat die mense van die Kaap eerste kom voor enigiets anders.

Ons bied 'n vennootskap aan waaraan ons 'n beter Kaap vir ons en ons kinders kan bou. Die Kaapse Pary neem voor om die Kaap te verbeter vir al die inwoners op sovele gebeide  van nood as moontlik is deur die onmiddellike onafhanklikheid sodat ons die oorkoepelende sentrale regulasies van die Suid-Afrikaanse staat kan afskud en polities kan toelaat vir 'n grootskaalse opheffing en wydstrekkende vooruitgang vir al die inwoners van die Kaap.

Die Kaapland Republiek sal 'n land wees waar effektiewe rekenskapgewende regering verseker dat dienste gelewer word op die hoogste vlakke en standaarde, dat ons diverse mense waardeer word, nie net op hul velkleur nie, maar vir hul werk en daad.




**Die Kaapse Party in Blikkiesdorp:** 'n Kaapse gemeenskap wat deur die huidige regering ontwrig was en vergete geraak het in onaanvaarbare omstandighede van alreeds veels te duidelike informele gebiede.

Beleid

- **Direkte Demokrasie – Referendum, Inisiatief, Kansellering en Herroeping**

Direkte Demokrasie is 'n sisteem waarby die regering sy besluitnemings moontlikhede direk van die publiek ontvang wat hulle dien. Die regering is deursigtig en verantwoordelik. In breë beteken dit dat politieke mag in die hande van indiwidue geplaas word wat dan tegelykertyd die verkillende beleide van daardie land regeer, hulle provinsie en hulle plaaslike gemeenskap. Nie net elke vyf jaar nie, maar elke moment van elke dag.

Direkte Demokrasie het heelparty punte wat verseker dat die beleid se integriteit daargestel bly. Die mees algemene en noemenswaardige hiervan is referendums, inisiatiewe, kansellering en herroeping.

*Referendum*: Referendum is wanneer 'n wet/beleid aanvaar of verwerp word deurdat mense daarvoor stem. Dit is juis die fondament van direkte demokrasie.

*Inisiatief*: Dit is wanneer die publiek saamkom om 'n nuwe wet/beleid daar te stel. Ná 'n sekere aantal handtekeninge ontvang is in die vorm van 'n petisie, word die voorstel of inisiatief aanvaar en lei dit tot 'n referendum.

*Kansellering:* Dit is wanneer die publiek nié ten guste is van 'n bestaande wet en sodoende 'n petisie daarstel om die wet/beleid te verwyder. Dit is gelykstaande aan 'n inisiatief, maar omgekeerd – in plaas daarvan om 'n nuwe, goeie wet voor te stel, stem die publiek om 'n ou, slegte wet te verwyder. Dit hou die politieke stelsel buigbaar en aanvaarbaar vir die huidige wil van die publiek.

*Herroeping:* Dit is wanneer die publiek stem om 'n politikus te verwyder. As bewyse vorendag kom dat 'n politikus nie meer die belang van die publiek dien nie, kan 'n petisie daargestel word om die politikus onmiddellik te verwyder. In die geval waar korrupsie of onwettige aktiwiteite bewys kan word, sal hy/hulle verwyder word van die amp en voor die gereg te staan kom.

Korter weë tussen die publiek en die staat verseker dat elke belasting-betaler se sent aangewend word soos dit hoort, regering is deursigtig en politici is verantwoordelik.

Om op 'n alreeds bewese sisteem te verbeter: Met die internet en hedendaagse tegnologie is daar geen rede waarom ons nie bogenoemde moontlikhede in 'n eenvoudige mobiele/rekenaar model kan beheer nie.

- **Misdaad**

Die basiese funksie van 'n regering is om die publiek se veiligheid te verseker. Dit is duidelik dat die Suid-Afrikaanse regering, die polisie-sisteem en die misdaad justisie sisteem die publiek wat hulle moet dien, gefaal het.

Die Kaapse Party staan voor dat die swaarste strawwe aangewend moet word vir ernstige oortreders. Referenda moet gehou word om die strafbare misdaad sisteem in lyn te bring met die wil van die publiek. Die huidige gevangenis-stelsel dien bloot as 'n welsynshuis en teelgrond vir bendes, met moordenaars en verkragters wat ná 'n kort tydperk van straf-uitdiening vrygelaat word terwyl hulle vir hul misdade gestraf behoort te bly. Minderjarige oortreders word in gevangenisse geplaas te midde van die ergste oortreders met geen inagneming vir die skade wat sulke minderjariges daardeur ly.

Ons plan :

  - Vermy uitgawes aan verkwistende burokrasie en fokus eerder op die forensiese departement en om die opleiding van professionele ondersoek-eenhede daar te stel
  - Promofeer en ontwikkel die groei van basiese gemeenskappe wat op polisiëring gebasseer is
  - Maak dit 'n prioriteit dat die polisie se fokus op ernstige misdade en werklike misdaad daargestel word, nie kleinlike oortredings wat die publiek irriteer
  - Dit is ons uitgangspunt dat die doodstraf weer ingestel moet word vir die mees meedoënlooste misdadigers van die ergste misdade. Ons sal egter 'n referendum hou om seker te maak dat die straf-sisteem die wil van die publiek weerspieël/verteenwoordig.

- **Behuising**

Vir veels te lank alreeds het die Nasionale en Provinsiale behuising beleid het rasisties diskriminerend teenoor die inheemse publiek van die Kaap opgetree.

Ons glo dat behuising aan elke lid van die publiek daargestel moet word op 'n “kom eerste, raak eerste geholpe” basis en volgens nood. Rasistiese politiek behoort nie 'n vorm van enige behuisingsproses te wees nie. Onder 'n Kaapse Party regering sal deel-titels gegee word aan huurders wat alreeds in 'n staatsbehuising woon vir meer as twintig jaar. Eiendom in privaat besit word ordentlik opgepas want eienaars neem persoonlik verantwoordelikheid

daarvoor.  Dit behoort ideaal te wees en ons streef daarna dat ekonomiese klimaat daargestel sal word sodat meer mense die areidsmag kan betree, krediet kan aanvra en hul eie eiendomme kan besit en ontwikkel.

Vele van ons armer gebuurtes is inderdaad gebroke gemeenskappe waarin 'n siklus van werkloosheid, verdowingsmiddels, 'n tekort aan onderrig en misbruik bestaan.  Om hierdie siklus te verbreek, sal 'n basiese plan van behoorlike behuising en skoon woongebiede daargestel word om met die mees drukkende vrae van ons gebroke gemeenskappe van die Kaap te hanteer.

Ons plan:

- Titel-aktes vir huurders van bestaande raadshuise van meer as twintig jaar
- Geen behuisingskwotas gebasseer op rasistiese
- Huise sal beskikbaar gestel word op 'n “kom eerste, ontvang eerste” basis
- Staan privaat besit van behuising voor

- **Onderwys**

Onderwys is die fondament van 'n gemeenskap en is fyn ingeweef in die weefsel van familie en gemeenskap.  Ons kinders moet na regte groot word in waardige behuising met sterk familiebande wat op 'n platform kan voortbou vir hul kinders se potensiaal.  Die regering kan dit nie alleen doen nie.  Ouers is die pillare van die onderwys-vennootskap en gemeenskap gebasseerde pogings sal daargestel word om 'n fondamentele sterk onderwys stelsel te bou.

Dit is noodsaaklik om ekonomiese bedrewenheid hoog te skat en 'n werksetiek daar te stel wat ons ekonomie 'n aantreklike opsie sal maak vir plaaslike sowel as buitelandse beleggers.  Om seker te maak dat studente toereikende en staatmakende bedrewenheid ontvang, is die resultaat werks-sekerheid, 'n inkomste wat geleentheide daarstel om eiendom te besit, om vir 'n familie te sorg en om 'n progressiewe opwaartse pad uit armoede te kry.

Ons plan:

- Minder burokratiese papierwerk vir onderwysers en meer tyd aan onderrig moet bestee word
- Verminder die leerdergetal per klas.

- Promofeer privaat skole in laer-inkomste areas in lyn met huidige tendense.
- Promofeer bedrewenheid tot betekenisvolle onderrig van ekonomiese waarde.
- Herstel die sisteem van ambagsjonge.
- Geborgde onderwys vir studente in laer-inkomste gemeenskappe.
- Lig die aanvaarbare standaard van onderwys. Enigiets minder as basiese bekwaamheid in lees en skryf is hoegenaamd geen onderwys.
- Onderrig programme om Skoon Wiskunde, Wetenskap en IT te benadruk.
- Ekonomiese aansporing vir bedrewe arbeid om in die land te bly en bevorder onderrig van toekomstige geslagte.

- **BEE, EEA en AA (institusionele rasisme)**

Die Kaapse Party glo aan gelyke geleenthede vir al sy burgers en sal 'n einde maak aan alle rasistiese wetgewing, kwotas en beleide wat die Suid-Afrikaanse regering tans op die Kaap uitoefen. Rasistiese profilering en diskriminasie het geen plek in die 21e eeu.

Meer as een miljoen (1 000 000) mense aan die Kaap staar werkloosheid in die gesig weens die ANC se "Employment Equity Act" wat direk diskiminerend teen kleurling, wit en indiese ras-groepe is in Suid-Afrika. Die Kaapse Party keur hierdie blatante rasistiese beleid ten strengste af. Ons sal onmiddellik weier om dit in die Kaapland Republiek te implimenteer – dit sal geen plek in 'n onafhanklike Kaapland Republiek hê nie.

- **Werkverskaffing**

Mense verskaf werk, nie die regering. Wette wat mense verhoed om entrepeneurs of werkverskaffers te wees, dryf die mees bedrewe van die land se werksmag land-uit, met die resultaat ons staar 'n krimpende ekonomie in die gesig met wydverspreide verlies aan werksgeleenthede. Die regering se plig is om werksgeleenthede te troetel, nie om dit in die wiele te ry met beleid wat diskrimineer, burokratiese romp-slomp wat produktiwiteit smoor en belastings wat her-belegging verhoed. Studies het bewys dat een opgeleide werker aan ongeveer tien on-opgeleide werkers werk verskaf*. Met meer as een miljoen opgeleide werkers wat Suid-Afrika oor die afgelope twintig jaar verlaat het, is die saamgestelde verlies aan werk in die land skokkend. Suid-Afrika het een van die hoogste teneerdrukkendste belasting-sisteme in die wêreld met vergelykende skadelike herroeping van diens en dit deur van die slegste globale ekonomiese

toestande.  Hierdie sisteme sal tot 'n einde moet kom sodat die tendens omgedraai kan word vir die opgeleide verlore werksmag weens immigrasie.

* (Human Capital Flight: Stratification,Globalization, and the Challenges to Tertiary Education in Africa; *Benno J. Ndulu*; JHEA/RESA Vol. 2, No. 1, 2004, pp. 57–91)

- **Gesondheid en Mediese Sorg**

Soos in die geval van behuising, het mediese sorg ook prooi geval tot die gekonsentreerde invloei van immigrante van ander dele van die land.  Mediese hulpmiddels is beperk en kan nie eens naastenby die aanvraag van die plaaslike bevolking ondersteun nie.  Die Kaap bly steeds die tuiste van een van die hoogste perke van tuberkulose (TB) in die wêreld.  Medikasie vir die behandeling van HIV en TB behoort voorrang gegee te word aan pasiënte van plaaslike gemeenskappe wat hieraan ly.  Sensus 2011 wys dat 'n bevolkings-aangroei van 29% in een dekade in die Westelike Kaap, dit is dubbeld soveel as die Suid-Afrikaanse gemiddeld.

Die Suid-Afrikaaanse regering wil nie die toegekende inkomste aan die Kaap verhoog nie, tog is ons die las opgelê om behuising te voorsien, elektrisiteit, water, werk en mediese hulp vir 'n toestroming van vreemdes terwyl die nood van ons eie gemeenskappe nie die mas opkom nie.

Nie alleen het ons hospitale 'n tekort aan hulpmiddels nie, maar ook aan nodige opgeleide kundiges.  Suid-Afrika se rasistiese kwota beleid het desperaat-nodig dokters, professionele medici en spesialiste uit die land verdryf na lande waar hulle volgens meriete waardeer word, nie volgens die kleur van hulle velle nie. Rasisme behoort geen plek te hê in die menslike waarde van om lewens te red en hierdie beleid moet eindig.

- **Onwettige Immigrasie en Sterk Grense**

Liefdadigheid begin tuis.  'n Regering wat nie sy eie grense kan bewaak nie of wat nie die reg van sy burgers kan verseker tot die hulpmiddels van sy/haar eie land nie, faal sy fondamentele funksie en is nie langer 'n wettige regering nie.  Hierdie land gaan gebuk onder ver oor die 30% werkloosheid*, tog stroom ongeskoolde onwettige immigrante die land wat beperkte hulpmiddels verteer.  Die Kaapse Party wil 'n sterk grens daarstel omdat dit die basis is om sy burgers se reg tot hul eie tuisland se hulpmiddels te bewaar.

*(expanded definition, Statistics South Africa)

- **Korrupsie**

Die Suid-Afrikaanse regering is 'n voortdurige kleptokrasie. Diegene wat regeer gebruik hul posisie om finansiële gewin te bevorder vir hulself, hul families en politieke maats. Nepotisme is só algemeen dat aan-tafel besprekings en daaglikse nuusblaaie na hierdie tendens verwys as 'n eenvoudige feit. Die Suid-Afrikaanse regering se R1.3 Triljoen begroting is 'n voedaarde vir die politieke elite.

Die belastingbetaler en die armes ly daaronder. Middels wat vantevore aangewend was om die infrastruktuur en werking van die land daar te stel, word nou verduister, of dit 'verdwyn' eenvoudig. Die regering doen self-ouditeuring en bevind hulself onskuldig. Daar bestaan geen verantwoording.

Die Kaapse Party wil dieselfde wigte en teenwigte daarstel wat verseker het dat Switzerland se politieke stelsel een van die minste korrup stelsels in die wêreld is. Referendums, inisiatiewe, herroeping en kansellering is die stelsels wat verkose mag aan gemeenskappe verseker dat die regering hul geld spandeer soos dit gedoen moet word. As dit nie so geskied nie, sal ons landsburgers hulle in die tronk stop

- **Media Vryheid**

Vryheid van spraak is 'n fondamentele pillaar van enige ware demokrasie en vry gemeenskap. Dit is 'n burger se reg om hom/haar vrylik te kan uitspreek sonder sensorskap of beperking, nie alleen in fisiese spraak maar ook in die soeke en vinding van inligting of idees, ongeag die medium. Burgers moet volle en vrye toegang tot inligting hê. Dit is die plig van die media om te verseker dat onbevooroordeelde en onpartydige berriggewing van inligting betyds beskikbaar gestel word aan die publiek sonder vrees van sensor.

- **Internet Vryheid**

Die Internet is seker die mees kragtigste medium van menslike uitdrukking wat daar nog ooit bestaan het. Vry hantering daarvan deur mense en idees, die moontlikheid om kennis en kommunikasie te hanteer was nog nooit meer aktief met moontlikhede. Internet vryheid is inherent met menseregte deurweef, net so is vryheid van assosiasie. In 'n onafhanklike Kaap sal Internet vryheid toegelaat word om te floreer, teen enige beperking en sensor beskermd. Op hierdie basis sien ons die Kaap as 'n verkose bestemming dwars oor die wêreld vir vindingrykheid en tegnologie.

- **Verkeersophoping en Doeltreffende Paaie**

  Dit is nodig om bestuurders-onderrig, doeltreffende linsensie opleiding, verkeerspolisie opleiding, paaie merking en verkeerswette op te skerp om die geweldige volume van pendelaars op die pad te beheer.

  Veels te dikwels word die tender-proses met hoë kostes gepaardgegaan vir die installering van verkeersligte. Ook word padwerke goedgekeur vir geen spesifieke nood behalwe vir die voordeel van dié groepe wat tenders uitreik of ontvang. Onnodige opeenhopingspunte moet opgeklaar word.

  Bestuurderslisensies sal nie uitgereik word tensy 'n gemiddelde standaard van onderrig bereik is waarin die applikant die onderliggende protokolle van veilige en toereikende van bestuur toon.

- **Energie en Water**

  Energie is die basis van enige werkende moderne gemeenskap. Dit moet effektief produseer deur sisteme van bekwaamheid en teen 'n bekostigbare koste. In samewerking moet energie deur middel van volle verstaanbaarheid geproduseer word en bedryf word sonder om enige korttermyn of langtermyn risikos aan die gemeenskap of omgewing daar te stel. Veiligheid en produktiwiteit behoort ewe gebalanseerd te wees.

  Ondoeltreffende regerings-gekontroleerde monopolië veroorsaak ondoeltrefende, duur en onbetroubare energie. In Suid-Afrika word ons forseer om buitensporige pryse te betaal vir 'n diens wat somtyds ophou om te bestaan. Tydens kragonderbrekings verloor ons die moontlikheid om te kommunikeer, in bloot ure begin voedselverskaffers se ware verrot en basiese goedere word al skaarser. Die resultaat van duur, ontoereikende en/of afwesige energie kan die rede wees dat die ekonomie nie kan herstel nie wat skokgolwe deur besighede wat moet sluit, werkloosheid, buitelandse beleggins stuit, prysverhogings en in die ergste graad word moontlike lewensbedreigende scenarios oor die wye spektrum moontlik (hospitale, padongelukke, misdaad, oproer, ens.). Die koste van onstabiele elektrisiteit is 'n skokkende R89 Biljoen per maand in verlies aan produktiwiteit, inkomste en vermorsing*.

  Daar is 'n rykdom aan wêreldklas en nuwe uitvindings om energie te produseer. Die Kaap het die ideale ligging om van allerhande ontwikkelings voordeel te trek met ons wye oseane, ons oop velde en in die noordelike Kaap van die hoogste sonkrag in die wêreld het wat bloot wag om aangewend te word. Ons ontvang genoegsame reën in sommige gebiede wat – indien korrek aangewend word – opgaarplekke daar te stel wat die Kaap van oorvloedige water kan verskaf sowel

as bygevoegde turbine energie. Die konstruksie van onsoutings aanlegte sal die waterskaarste aanspreuk as ons nie genoeg reenwater in droogtes opneem nie, en dus ‘n vars water vooraad verseeker in waterskaars periodes.

Dus, die Kaap het ‘n rykdom van natuurlike bronne, en enige eletriesiteit bekortkoming en water skaarste is ‘n direkte resultaat van die regeering se wanbestuur van die bronne, die implimenteering van kortsigtige beleide en die roekelose toekenning van die burgers se belasting.

Opgeleide tegnici wat sulke programme kan bou en ontwikkel word dikwels van Suid-Afrika na ander lande en internasionale besighede gesteel wat die waarde van ons mense waardeer.

Daarom, behalwe om die energie industrie deur doeltreffende en bekwame bestuur van ons bestaande sisteme daar te stel, beoog ons om fasiliteite en die omgewing te hernu waar nuwe industrieë ontgin kan word, en terselfdertyd kan verseker dat ons opgeleide tegnici nie onnodiglik weggedryf word nie.

*(Public Finance International: The Economic Impact of South Africa’s Energy Crisis 29/05/15)

- **Handel/Grensposte (lug, spoor, see)**

'n Land se grensposte is die oop hande waarmee ons ons vennote ontmoet, hetsy in die vorm van toerisme of handel. 'n Land se grensposte behoort nie plekke te wees waar buitsporige belastings en beperkings aangewend te word nie, maar eerder vriendelike ontvangskamers vir die in- en uitgaan van geleenthede. Die Kaap se burger wil vry voel om hul goedere op internationale markte te verkwansel sonder knellende beperkings. Terselfdertyd wens ons dat ons plaaslike markte moet gons met al die ware wat die wêreld ons kan bied teen die mees beskostigbaarste pryse, vry van drukkende burokratiese rompslomp en stuitende doeane.

Handel moet regverdig en oop wees vir alle partye, of hulle indiwidue is, besighede, invoerders or uitvoerders. Dit sal toelaat dat natuurlike groei van die land se ekonomie deur 'n mark gaan waarin landsburgers toegang het na die wydste spektrum van goedere teen die laagste moontlike pryse. Die resultaat sal wees, meer handel en daardeur meer werksgeleentheide, hoër lewensstandaarde en algemene groei van die ekonomie in alle afdelings.

- **Kultuur**

Die Kaapse Party herken die unieke kultuur wat van verreikende geskiedenis aan die Kaap en sy mense stem. Stelselmatige aanvalle van alle vlakke van regering,

beide Nasionaal en Provinsiaal, het die waardes van tradisies verminder wat kleur en lewe aan die Kaap verleen.

Ons sal verseker dat die kultuur van die Kaap die sentrale punt van die politieke, ekonomiese en sosiale mag wees wat ons land bedryf.

Ons Plan:

- Beskerm en bevorder die Afrikaanse taal. Die Suid-Afrikaanse regeringsbeleid vernietig Afrikaanse kultuur deur wette wat onderrig in Afrikaans aan ons skole en universiteite as misdaad beskou, sal nooit daglig sien onder 'n Kaapse Party regering nie. Die Afrikaanse taal is uniek in die wêreld en ons huldig die verskeie gemeenskappe wat oor die eeue die Kaap hul tuiste genoem het.
- Stel weer die 'Tweede Nuwejaar' in as erkende dag van feesviering deurdat die 2e Januarie weer 'n amptelike vakansiedag word. Daarby, die internasionale populêre troepe van die 'Minstrel Parade' sal weer die vryheid hê om deur die strate van Kaapstad op te tree volgens historiese tradisie. Dit is nie alleen 'n bruisende uitdrukking van Kaapse identiteit nie, maar ook dra dit by tot die waarde van ons ekonomie. Die 'Mardis Gras' parade in Brasilië kan in dieselfde lig gesien word as voorbeeld van wêreldwye aantrekking wat blootstelling en finansies van toeriste en borge van dwarsoor die wêreld teweegbring.
- Die onderwys stelsel sal genoegsame aandag skenk aan die lang geskiedenis van die Kaap, ons verskeie mense en daardeur elkeen se kleurvolle kultuur. Dit behoort die huidige aanslag op die geskiedenis te beeindig wat totaal en al deur die ANC gefokus word.



**'Kaapse Klopse' van 1933 –** Baie opleiding en organisasie gaan in om die optreede jaarliks te reel.



**Neem Standpunt in:**

**Kaapse Onafhanklikheid**

Die golf van misdaad en rasistiese aanstootlike wetgewing hier te lande het baie mense die idee gegee om hul toekoms in vreemde lande te beplan. 'n Vervreemding van kultuur en aanstootlikheid teenoor taal en kultuur instellings het bande van Suid-Afrikaanse minderhede verbreek sodat hulle hul geboorteland verlaat. Immer meer mense besluit om te trek om 'n lewe oorsee aan te durf. Vele het heimweë om terug te keer en dan word hulle net weer getref deur die golf van misdaad en meer vervreemding. Dit is duidelik dat ons in die nabye toekoms nie meer 'n tuiste sal hê wat ons 'huis' sal kan noem nie – 'n plek waarmee ons ons sal kan vereenselwig. Die groot en unieke geskiedenis van die Kaap sal vir ewig verlore wees tensy ons haltroep om ons waardes en identiteit te bewaar. Om te wag, sal dwaas wees, ons kan ledigheid nie bekostig as ons ooit teen diegene wil optree wat ons leefwyse wil vernietig.

Neem standpunt in.
Die Kaapse Party

**“Eers ignoreer hulle jou. Dan lag hulle vir jou. Dan beveg hulle jou. Dan wen jy.”**

- Mahatma Ghandi -




Cape Party – Kaapse Party
www.capeparty.com – cape@capeparty.com